SARLNUUS 16 November 2003

Vandag se bulletin bevat baie en belangrike nuus dus word die gewone bykomstighede weggelaat. Verskeie items wat ontvang is moet noodwendig ook oorstaan tot 'n volgende keer.

STIL SLEUTEL

Coalfields Radioklub kondig met leedwese aan die afsterwe van Dirk du Toit ZS6AWV op 24 Oktober 2003. Hy word oorleef deur sy vrou, dogters en kleinkinders. Ons innigste meegevoel gaan aan sy familie en vriende.

(POUSE)

Die volgende vyf berigte is almal van die President en Raad van die SARL ontvang.

VAN DIE PRESIDENT

Die huidige Raad, in die eerste jaar van sy drie jaar termyn, het tot datum 'n baie spanningsvolle, maar produktiewe, jaar gehad. Baie van die doelstellings soos oorspronklik daargestel, is bereik of is in die proses om bereik te word: lidmaatskap is net bokant 75%, dus byna op dieselfde vlak as verlede jaar teen hierdie tyd (vir besonderhede sien die dokument op die SARL se webwerf); ons verhouding met OKOSA het ontwikkel; klubkommunikasie het verbeter; onkostes is verminder en die liga se finansiële toestand is gestabiliseer, om maar net 'n aantal te noem.

Indien ons kan voortgaan om onkoste in toom te hou, soos tans die geval is, sal die liga aan die einde van die jaar uit die rooi wees te danke aan voorgesette pogings en vasberadendheid van die Raad wat gehou het by sy geloof in die hervormingsproses ten spyte van baie kritiek van lede sowel as nie-lede. Dit is waar dat ons nooit in staat sal wees om almal tevrede te stel nie, en ek glo ook nie dat dit die doelwit moet wees nie, die doelwit was en is om die Liga finansieël terug op sy voete te kry en om 'n fondament vir groei vorentoe te lê. Dit is bereik.

Daar is ongelukkig nog 'n aantal sake wat uit die verlede oorgedra is wat steeds probleme veroorsaak soos: die beweerde ongerymdhede met volmagte by die SAV; ontevredenheid met die ledegelde en die ledegeldstruktuur; die onsuksesvolle mosie vir die bedanking van raadslede soos by die SAV voorgelê, is almal voorbeelde van waar ons steeds 'n groot hoeveelheid terugkrabbeling van lede ervaar. Hierdie aangeleenthede het ook daartoe aanleiding gegee dat 'n aantal klubs by hul lede aanbeveel het om nie by die liga aan te sluit nie.

Ons moet so gou as moontlik 'n einde maak aan aan hierdie aangeleenthede en dit is om hierdie rede dat ek tydens die onlangse raadsvergadering die volgende, nogal uiterste, aanbeveling aan die Raad voorgelê het:-

"In belang van vrye en regverdige verkiesings, die betrokkenheid van alle afdelings en in die beste belang van ons stokperdjie, is dit my aanbeveling dat die

huidige Raad UITTREE met effek onmiddelik na die volgende AJV.

Ek glo nie dat ons moet voortgaan om die sake van die liga vir ’n verdere twee jaar te bedryf net om die eenvoudige rede omdat ons daar is nie. Dit moet vir die lede moontlik wees om oor die aangeleentheid te besluit. Hierdie pad van aksie, alhoewel uiters, sal verseker dat beheer van die liga in die hande van sy lede bly.

Daardie raadslede wat gewillig is om hulle vir herverkiesing beskikbaar te stel, sal hul voorneme bekend moet maak en sal genomineer en gesekondeer moet word net soos vir enige ander kandidaat.”

Ten einde te verseker dat lede genoeg tyd het om hul kandidate te nomineer, verskuif ons die sluitingsdatum vir nominasies tot 5 Januarie 2004. Die grondwet van die liga vereis dat alle nominasies die Sekretaris van die Liga voor 30 November van elke jaar moet bereik. Dit is die mening van die Raad dat ligalede, met inagneming van die buitengewone situasie, sal saamstem, sowel as die feit dat ons hierdie handeling so wyd as moontlik publiseer.

Dit is nou tyd vir al daardie lede wat van die kantlyn af skree om na vore te tree en getel te word en betrokke te raak by die toekoms van die Liga.

Indien daar onvoldoende nominasies is, sal al die raadslede wat hulleself vir herverkiesing beskikbaar gestel het, outomaties verkies wees. Indien meer as 15 nominasies ontvang word, sal verkiesing van raadslede per stemming geskied. Laat ons hoop dat dit die geval sal wees.

Die Liga is stabiel; ledetal groei steeds; ons is op pad om die finansiële toestand reg te stel, en in belang van ons stokperdjie is ons bereid om eenkanttoe te staan en die volgende Raad en die rigting van die Liga in die hande van sy lede te plaas. Dit is die verantwoordelikheid van die lede om daardie persone te identifiseer wat hulle wil hê die liga voortaan moet bedryf. Ek hoop van harte dat lede en afdelings van hierdie geleentheid gebruik sal maak om te verseker dat hulle bevredigend verteenwoordig sal wees en dat hulle die regte ding sal doen vir hulle stokperdjie.

Deur met ’n skoon vel te begin vertrou ek dat die herhaaldelike ophaal van sake uit die verlede sal staak. Baie lesse is geleer; laat ons voortgaan met ’n nuwe, gemotiveerde span, met die beste belange van die stokperdjie op die hart.

Wees asb. vry om my te kontak met enige kommentaar wat u mag hê.

Nota:- Dit word hiermee bevestig dat bedankings van die volgende raadslede ontvang is:

Andrew Roos ZS1AN; Bill Norval ZS5KD; Dennis Green ZS4BS; Francois Botha ZS6BUU; Graham Hartlett ZS6GJH; John Fielding ZS5JF; John Smith ZS6AN; Kobus Conradie ZR6D; Peter Hers ZS6PHD; Ton van Dijk ZS6ANA; Yvonne van Dijk ZR6TBL.

Dankie vir u voortgaande ondersteuning.

Graham Hartlett , ZS6GJH SARL President

OUDITEURSVERSLAG

Die Raad het tydens sy vergadering van 9 Julie 2003 besluit om sy ouditeur opdrag te gee om 'n gedetailleerde analise van die Raad se rekening vir reisonkostes vir besigheid en bywoning van raadsvergderings vir die finansiële jaar 2002/2003 te maak. Dit is gedoen omdat die oorspandering op hierdie items deur die vorige Raad tot spekulasie gelei het dat raadslede misbruik gemaak het van toegelate reisonkostes. Alhoewel die Raad nie oor enige prima facie getuienis hieroor beskik het nie, was dit nodig geag om 'n onafhanklike ondersoek te laat doen ten einde vas te stel of enige misbruik wel plaasgevind het.

Die Raad is tevrede dat die verslag wat van die ouditeur ontvang is toon dat geen raadslid of die Raad se toegelate reistoelaes misbruik het of op enige manier finansieël ten koste van die Liga gebaat het nie. Dit verskoon nie die Raad dat hy sy begroting oorskry het sonder om eers magtiging van sy lede te verkry het nie. Nogtans behoort dit weg te doen met enige bedenkinge dat dit as gevolg was van onwettige of oneerlike optredes van raadslede.

Alhoewel daar wettige redes mag wees vir die oorspandering op sekere items, en opregte pogings ter vermyding, deur die vorige Raad, bly dit 'n ernstige oortreding van die konstitusie en reëls en vir daardie rede is die Raad kollektief gesensureer tydens die Spesiale Algemene Vergadering op 21 Junie 2003.

Die Raad vertrou dat die aangeleentheid nou met rus gelaat kan word en dat radioamateurs positief na die toekoms kan kyk en die Suid-Afrikaanse Radioliga uitbou tot 'n sterk en verteenwoordige lede-organisasie.

Die Raadsverklaring en ouditeur se verslag sal volledig op die SARL se webwerf beskikbaar wees.

VOORGESTELDE WYSIGINGS AAN LISENSIEVEREISTES EN -VOORREGTE Tydens die Raadsvergadering gehou op 5 November 2003, is ooreengekom om aan te beveel dat die volgende wysigings ivm. vereistes en voorregte tov. amateurradiolisensies in Suid-Afrika aangebring word: 1. Dat die Morsekodevereiste vir die ZS-lisensie verminder word van 12 wpm. tot 5 wpm. 2. Dat aansoekers vir die ZU-lisensie nie meer vir vaardigheid in Morsekode getoets word nie. 3. 'n Nuwe klas lisensie ingestel word met ZT as roepseinvoorvoegsel. Hierdie lisensie sal nie enige Morsekodevereiste insluit nie. Die houers van ZT-lisensies sal volle BHF-voorregte insluit en sal toegelaat word om tot 'n maksimum kraguitset van 100 W op die volgende HF-bandsegmente uit te saai: 1838-1850 kHz; 3580-3800 kHz; 7035-7100 kHz; 21300-21450 kHz.

Let daarop dat die rede vir die instelling van 'n nuwe lisensieklas, eerder as om eenvoudig die voorregte van die bestaande ZR-lisensie uit te brei, is omdat ons nie veranderings tov. die ZS- en ZR-lisensies wil maak nie, aangesien dié onderhewig is aan vereistes van die internasionale CEPT- en HAREC-ooreenkomste.

4. Van aansoekers vir ZU- en ZT-lisensies sal verwag word om 'n praktiese toets te slaag om hul vaardigheid te toon om 'n HF-sendontvanger korrek op te stel, in te stel en te bedryf.
5. Die bedryfsvoorregte van ZR-, ZS-, en ZU-lisensiehouers sal onveranderd bly. Houers van bestaande ZR-lisensies sal in staat wees om na 'n ZT-lisensie op te gradeer na suksesvolle voltooiing van die praktiese bedryfstoets.
6. Besonderhede van die praktiese bedryfstoets moet nog gefinaliseer word.

Die Raad nooi lede uit om kommentaar aan hom te lewer oor hierdie voorgestelde wysigings nie later nie as Maandag 24 November. Nadat kommentaar vanaf lede in oorweging geneem is, sal die aanbevelings aan OKOSA oorgedra word wat aangedui het dat dit vir 'n tydperk onderhewig sal wees aan die lewering van kommentaar deur die publiek voordat dit voorgelê kan word vir goedkeuring vir insluiting in die Radioregulasies.

'n Kopie van hierdie dokument sal op die SARL se webwerf beskikbaar wees vir insae.

RADIO ZS

Na afloop van die laaste AJV het die Raad besluit dat Radio ZS aanlyn ipv. in gedrukte formaat gepubliseer sal word. Dit was een van die besparingsmaatreels wat ingestel is om die die Liga na 'n gesonde finansiële toestand terug te neem. Die Raad kondig met plesier aan dat hierdie maatreels vrugte afwerp en dit word verwag dat die hele tekort van verlede jaar teen die einde van die huidige finansiële jaar uitgewis sal wees. Ons sal die publikasie van gedrukte uitgawes van Radio ZS hervat sodra genoeg addisionele fondse beskikbaar is om die druk- en verspreidingskoste te dek en ons verseker is dat ons die jaar sonder 'n tekort sal afsluit. Ons vertrou dat dit spoedig moontlik sal wees met die aansluitting van nuwe lede en lede wat nog steeds hernu. Intussen sê ons baie dankie aan die lede vir hul begrip en samewerking.

WES-KAAPSE INDABA

Die Indaba is saamgeroep om die pad vorentoe vir amateurradio in die Wes-Kaap te bespreek. Die President van die SARL was genooi om die vergadering toe te spreek en die vergadering in te lig oor die Liga se aktiwiteite en om vrae te beantwoord. Die Boland Amateurradioklub was op Saterdag 25 Oktober die gasheer op die plaas van Olivier, ZS1OLI, naby die Paarl. Ongeveer 100 amateurs, insluitende lede van die Boland-, Kaapstad-, Valsbaai-, Oakdale- en Overbergklubs het die vergadering bygewoon.

Die vergadering het drie uur geduur. Aan die einde het die voorsitter vir Graham bedank vir sy bereidwilligheid om hom in die vuurlinie te begeef, en hom gekomplimenteer vir die taak wat hy as President verrig. Alhoewel nie al die aangeleenthede uitgestryk is nie, het die vergadering gehelp om die kommunikasiegaping wat tussen die Raad en lede in die Weskaap ontstaan het, te oorbrug.

Die volledige verslag is op die SARL se webwerf beskikbaar.

DATUMS OM TE ONTHOU EN VERRIGTINGE OM AAN DEEL TE NEEM

Die ARMI-uitsending om 10:00 vanoggend op die bekende frekwensies. 'n Moterfietsontbytrit volgende Saterdag, 23 November vir alle belangstellende amater-radiomoterfietsers. Kom om 07:45 nby die NARS byeen en vertrek om 08:00 vir ontbyt in Magaliesburg. Alle belangstellendes moet asb. vir Ray Webber kontak per e-pos zs6rsw@global.co.za of selfoon 082 491 8758. Spesiale geleentheidstasie ZS1SALT, 21 tot 23 November. Spesiale geleentheidstasie ZS4BFN ook op die lug vanaf die Boydensterrewag.op 22 November. Laaste dag vir indiening van mosies vir die SARL AJV, 16 Desember. Sluitingsdatum vir nominasies vir Raadslede, nou 5 Januarie 2004.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en George, ZS6NE, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Totsiens aan al ons luisteraars en 'n voorspoedige week aan u. /EX